SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 10 JULIE 2022

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins uit in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris. Terwyl daar aandag gegee word aan die probleme wat sommige lede ervaar met toegang tot die SARL-webbladsye, is 'n bykomende kanaal nou beskikbaar. Teken in by www.amateurradio.org.za om die weeklikse SARL News-oudio-opnames af te laai en om Amateur Radio Today te luister of af te laai.

In die Nuus Vandag:

DIE SARL WINTER QRP KOMPETISIE VOLGENDE SATERDAG

DIE ZS2 QSO PARTYTJIE OP SONDAG

en

'N NUWE DATUM VIR DIE AMSAT SA RUIMTE-SIMPOSIUM

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Ons begin hierdie bulletin met nuus van n stil sleutel:

Dit is met leedwese dat ons moet aankondig dat die sleutel van Sid Gabriel, ZS6GQ op Maandag 4 Julie stil geword het. Ons betuig ons innige meegevoel aan sy vrou Shirley, seun en dogter en twee kleinkinders.

POUSE

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

Laai jou eksemplaar van die 75ste Herdenking Radio ZS, die Julie-uitgawe, van die SARL-webwerf af.

SARL WINTER QRP KOMPETISIE

Die Wes-Randse Amateurradioklub wil jou graag daaraan herinner dat die Winter been van die SARL QRP-kompetisie vanaf 12:00 tot 13:30 UTC op Saterdag 16 Julie sal plaasvind. Die uitruiling is RS of RST verslag en jou ses karakter ruit vierkant. Ekstra punte word toegeken vir veldstasies en die gebruik van tuisgeboude toerusting. Neem asseblief kennis dat as jy ekstra punte vir 'n veldstasie óf tuisgeboude radio (of albei) eis, dit noodsaaklik is dat jy foto's van jou stasie in aksie saam met jou logstaat instuur. Onthou, jou foto/s kan selfs op

die voorblad van HF Happenings of Radio ZS beland. Blaai na bladsy 70 van die 2022 SARL-Kompetisiehandleiding vir meer inligting.

DIE ZS2 QSO PARTYTJIE OP SONDAG

Die ZS2 QSO Party is 'n prettige aktiwiteit om kontakte tussen radio amateurs in die Oos-Kaap en radioamateurs in Suider-Afrikaanse lande te bevorder. Die doel vir stasies buite ZS2 is om soveel as moontlik ZS2-stasies te werk! Dit is op die lug vanaf 14:00 tot 15:00 UTC op Sondag 17 Julie 2022. Die uitruiling is RS(T) en provinsiale of land-afkorting. Die QSO Partytjie is 'n foon- en GG-kompetisie op die 40 meterband. Dien jou logboek teen 21:59 UTC op Vrydag 22 Julie 2022 in by contest@peham.co.za. Kry die reëls op bladsy 42 van die 2022 Kompetisiehandleiding.

ILLW OP KOERS VIR DIE 25STE JAAR

Kevin, VK2CE en Ted, W8TTS berig dat 200 inskrywings pas oorgeklik het vir die 25ste herdenking van hierdie gewilde pret geleentheid wat elke jaar op die derde naweek in Augustus gehou word. Ondanks Covid het 365 deelnemers verlede jaar geregistreer, sowat 100 minder as die gewone getal. Duitsland, Australië, die VSA en die VK het die meeste inskrywings, maar dit is goed om inskrywings van kleiner lande soos Barbados, Ciprus, Isle of Man, Malta, Trinidad en Tobago te sien.

Deelnemers word daaraan herinner dat die doel van die naweek is om pret te hê en terselfdertyd die lot van vuurtorings wat gebuk gaan onder 'n gebrek aan versorging en onderhoud uit te lig. Om die publiek alles oor amateur radio te wys, is ook 'n byvoordeel. Die versameling van hope kontakte soos in 'n kompetisie word beslis ontmoedig.

Die eerste jaar wat die geleentheid gehou is, was 1998 en daar is 'n lys van deelnemers op die webwerf. Sommige van daardie stasies neem elke jaar deel. Baie geluk aan die twee stigters Mike, GM4SUC en John, GM400U vir die skep van hierdie geleentheid. Albei was lede van die Ayr Amateur Radio Groep op daardie stadium, ek is seker hulle het geen idee gehad wat van hul skepping sou word nie. Die geskiedenis van die geleentheid is ook op die webwerf. Kom deel die pret en stel jouself voor aan vuurtorings.

Tot op hede is tien Suid-Afrikaanse vuurtorings geregistreer met ZS3VDK- en ZS6WR-lede wat af ry kus toe om drie vuurtorings te aktiveer.

Jy luister na  nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

'N NUWE DATUM VIR DIE AMSAT SA RUIMTE-SIMPOSIUM

AMSAT SA het die datum van sy jaarlikse Ruimtesimposium van Saterdag 23 Julie na Saterdag 10 September en die formaat na hibride verander. Die in-persoon geleentheid sal by die Premier Hotel Midrand gehou word met 'n virtuele regstreekse vertoning op die BlueJeans-platform. AMSAT SA het gesê dat die hibriede geleentheid die beste van twee wêrelde sal bied wat steeds die simposium deelname beskikbaar sal stel vir mense wat nie na Midrand kan reis

nie. Die oproep vir referate is verleng tot 31 Julie 2022. Stuur 'n kort opsomming na admin@amsatsa.org.za vir oorweging deur die simposium-organiseerders.

Die tema van die simposium is "Ruimte, die volgende grens vir uitbreiding van amateur radio."

Die simposium program sal onderwerpe op die intreevlak dek van hoe om 'n goedkoop satellietstasie op te rig, hoe om die meeste uit 'n hand-ontvanger te kry om satellietkommunikasie te verken en 'n meer gevorderde vlak om ruimtenavorsing te doen met jou eie ruimteweer stasie en hoe om betrokke te raak by die bou van satelliete. Die registrasie sal op 15 Julie 2022 oopmaak.

DIE UITSLAE VAN DIE SARL SATERDAG 40 M KLUB KOMPETISIE

Een-en-vyftig logstate is ontvang vir die SARL Saterdag 40 m Klub kompetisie wat op 18 Junie gehou is. Hierdie 51 logstate het 1 131 QSOs bevat. Deelnemers moet aandagtig luister en die korrekte inligting neerskryf - die foute wat opgemerk is, is óf om nie die uitruiling te hoor nie óf nie na te gaan wat in die logstaat geskryf is nie. Die uitslae is in HF Happenings 1003 gepubliseer.

Klub tellings

1ste die Wesrand ARK - 1 508 punte

2de die Bo-Karoo ARK - 785 punte

3de die Noord-Kaap ARK - 730 punte

Induviale tellings

1ste Gerhard, ZS3TG - 207 punte

2de Chris, ZS6CPA - 199 punte

3de Christi, ZS4CGR - 168 punte

4de Ethan, ZU3EO - 161 punte

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag tot gematig gaan wees. Tans is daar ses sonvlekgroepe sigbaar en daar is 'n geringe moontlikheid vir C-klas sonfakkels en bykans geen kans vir M-klas sonfakkels nie. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van 74 vir die week gebruik. Radio amateurs kan goeie DX openinge op die 15 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die dagboek van gebeure vir die volgende paar weke:

Vandag tot 12:00 UTC – die IARU HF-kampioenskappe

16 Julie – die Winter QRP-kompetisie

17 Julie – die ZS2 QSO Party

19 Julie – provinsiale skole open

20 Julie – die SARL Woensdag 80 m Klub kompetisie

21 Julie – die sluitingsdatum vir QRP-logstate

22 Julie – die sluitingsdatum vir ZS2 logstate

25 Julie – die sluitingsdatum vir 80 m-klub kompetisie logstate

28 Julie – die Sandton ARK Tegniese Praatjie

28 en 29 Julie – die Delta Aquarids Meteorietreën

30 Julie – die Islamitiese Nuwejaar en die Pretoria ARK snuffelmark

30 en 31 Julie – die RSGB Eilande op die Lug kompetisie

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die Wes-Randse Amateurradioklub wil jou graag daaraan herinner dat die Winter been van die SARL QRP-kompetisie vanaf 12:00 tot 13:30 UTC op Saterdag 16 Julie sal plaasvind. Die uitruiling is RS of RST verslag en jou ses-karakter ruitvierkant.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die ’News Inbox’ skakel nie later as die Vrydag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na ”Amateur Radio Today.” Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. ’n heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur ’n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na ’n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, geskryf deur Andy Cairns, ZS6ADY, geproeflees deur Dennis Green, ZS4BS en gelees deur ....................................

Van die Nuusspan, die beste wense vir die week vorentoe.